# Die Opraping

óf die

# “Geheime Opraping Teorie”

Skrywer: F.W.C. Neser, M.Sc.

**Transkripsie van Kasset L044**
Luister ook na die cd L58 ’n latere studie van “Die Opraping”; om dit verder in te skerp en nog ’n paar feite van die geskiedenis te hoor.

Teksverse uit 1953 Vertaling

Proeflees: Anne Joubert

# Die Opraping


| | |
|---|---|
| Outeur: | F.W.C. Neser |
| Kopiereg: | F.W.C. Neser |
| Uitgewer: | F.W.C. Neser<br>Posbus 31571<br>Wonderboompoort<br>0033 |
| **Tel / Fax:** | **(012) 379-8954** |
| **E-pos:** | **Ekklesiakassetfonds.neser@gmail.com** |
| **Webtuiste:** | **www.israelmusthear.co.za** |
| **Kantoor ure:** | **Maandag tot Donderdag**<br>**9h00 – 12h00** |
| Drukker: | Minit Print Pretoria Noord |
| Tel: | (012) 565-5288 |
| Fax: | (012) 565_5289 |
| Epos: | minitptan@absamail.co.za |
| Eerste druk: | 2009 |
| ISBN: | 978-1-920298-21-0 |

## Die Opraping

Met ons Bybel studie oor die, soos ons dit noem die “Opraping”, die welbekende naam daarvoor is die “Wegraping”.  Maar ons gaan in hierdie studie sien waarom ons dit verkies om dit die “Opraping” te noem.

Voordat ons dan begin, vra ek dat ons maar net eers hierdie stukkie uit die Bybel saam lees.  Dit is, dink ek, die beste Skrif gedeelte om mee te begin en dit is:

2 Tessalonisense 2:1-12;

1 MAAR ons vra julle, broeders, met die oog op die wederkoms van onse Here Jesus Christus en ons vereniging met Hom,

2 om nie gou julle verstand te verloor of verskrik te word nie - deur gees of deur woord of deur brief wat van ons afkomstig sou wees - asof die dag van Christus al daar is.

3 Laat niemand julle op enige manier mislei nie, want eers moet die afval kom en die mens van sonde geopenbaar word, die seun van die verderf,

4 die teëstander wat hom verhef bo al wat God genoem word of voorwerp van aanbidding is, sodat hy in die tempel van God as God sal sit en voorgee dat hy God is.

5 Onthou julle nie dat ek dit altyd vir julle gesê het toe ek nog by julle was nie ?

6 En nou, julle weet wat hom teëhou, sodat hy op sy tyd geopenbaar kan word.

7 Want die verborgenheid van die ongeregtigheid is al aan die werk, net totdat hy wat nou teëhou, uit die weg geruim is;

8 en dan sal die ongeregtige geopenbaar word, hy wat die Here met die asem van sy mond sal verdelg en deur die verskyning van sy wederkoms tot niet sal maak,

9 hy wie se koms is volgens die werking van die Satan met allerhande kragtige dade en tekens en wonders van die leuen

10 en met allerhande verleiding van ongeregtigheid in die wat verlore gaan, omdat hulle die liefde tot die waarheid nie aangeneem het om gered te word nie.

11 En daarom sal God hulle die krag van die dwaling stuur, om die leuen te glo,
12 sodat almal geoordeel kan word wat die waarheid nie geglo het nie, maar behae gehad het in die ongeregtigheid.

As u daardie hoofstuk wil lees tot die einde kan u dit met “vrug” doen.
Nou, ons studie soos ons dit dan nou noem – “Die Opraping”, en ons gaan dit gebruik as ons handleiding en dit taamlik nougeset volg sodat ek net kommentaar sal lewer waar ek voel dit nodig is.
Ek lees hier uit, dan kan u net saam volg waar ek dit lees.

## Inleiding

Daar heers vandag groot onsekerheid onder die kinders van God aangaande die Wederkoms van Christus en in watter tydsverband hierdie heerlike gebeurtenis staan teenoor die Opraping en die Verdrukking.

Sal die Christen gelowiges deur die Here opgeraap en in die hemel ingeneem word voor die groot verdrukking op die aarde kom, en dan as dit verby is, weer saam met Hom terugkeer met sy wederkoms, of sal hulle deur die verdrukking gaan en daarna opgeraap word om Hom tegemoet te gaan in die lug terwyl Hy neerdaal om op die aarde te kom regeer?

Die eerste beskouing naamlik die “opraping” of die “wegraping” voor die sigbare wederkoms van die Here Jesus. Hierdie eerste beskouing bring dan dadelik mee dat daar twee fases in die Wederkoms moet wees: ‘n geheime koms vir die heiliges, en dan ŉ openlike koms na die aarde saam met die heiliges. Ons kan nêrens in die Skrif enige bevestiging vir so ŉ beskouing sien nie; naamlik die twee fases van Christus se wederkoms, ŉ geheime koms eers vir die heiliges en dan ŉ openlike koms saam met die heiliges. Nou kom ons kyk waar het hierdie geheime “opraping” teorie of soos dit algemeen bekend is – “wegraping”; waar het dit ontstaan?

## Ontstaan van Geheime Opraping Teorie

Gesaghebbende geskiedkundiges beweer dat daar 10,000,000 Christene die martelaarsdood gedurende die tydperk van die Heidense Romeinse Ryk gesterf het, dit wil sê gedurende ongeveer die eerste 3½ eeue van die Christelike Dispensasie, tot die bekering van die Romeinse Keiser Konstantinus.

Hierdie afskuwelike wreedhede teenoor Christene gedurende hierdie periode gepleeg is egter by verre selfs oorskadu deur die slagting wat onder Christene deur die Roomse Kerk onder die Pouse aangerig is gedurende die 1260 jaar vanaf 606 tot 1866 AD.
Ek onderbreek net hier want ek gaan taamlik vinnig hieroor omdat dit welbekende geskiedenis is wat ŉ mens in enige geskiedenisboek kan lees en waaroor daar ook geen twis oor is in enige kerklike kring nie, naamlik dat daar in daardie eerste 3½ eeue van die Christelike Dispensasie vanaf ná die dag van Pinkster tot by die bekering van Konstantinus onder die wrede Romeinse Keiser bv., die mees welbekende Nero wat selfs vir Rome aan die brand gesteek het en die Christene daarvoor blameer het, en die verskriklike slagting wat dit toe af gegee het.

Dit is daardie dinge wat ek van praat, daardie verskriklike marteling van Christene in daardie tydperk. Geskiedkundiges bereken dat 10 miljoen Christene hulle lewe afgelê het op die aller afgryslike wyse. Ons weet hoedat hulle vir die leeus gegooi is, hoedat hulle op die brandstapels verbrand is, hoedat hulle sport gemaak het, hulle sport was met Christene. Baie van ons het heel moontlik die rolprent gesien “Ben-Hur” en “The Rope” en “Quo Vadis” en was dit aanskoulik voorgestel, so, ek gaan nie daaroor uitwei nie en daar is ook geen menings verskil daaromtrent nie.
Dit het gebeur!
Maar wat lyk of dit ‘n bietjie afgewater word, is die verskriklike slagting wat daar onder die Protestante plaas gevind het toe die Pous oppermagtig was. Dit is óók geskiedkundige feite daardie. Baie mense sê vir my, ag wat, ons moet nie nou oor daardie dinge praat nie want ons wil liewer nou die Christene bymekaar bring. Maar ek wil dit net vir u sê, ons moet baie, baie versigtig wees, sekerlik moet ons soveel as moontlik na die HERE begin trek, maar

ons moet hulle nie trek op ‘n valse voorwendsel nie.

As ons kyk na die Bybel; as ons kyk na die profete en ons kyk na die Here Jesus self en ons kyk na die apostels, het hulle geen kompromie gemaak nie. Die Here Jesus het gesê hiervoor het Ek in die wêreld gekom om vir die waarheid te getuig. En Hy het vir die waarheid getuig. As die moment daar was, om die Fariseërs ‘n adder geslag te noem en kinders van die duiwel, dan het Hy dit gedoen! Omdat dit nodig was dat ook daardie aspek van die waarheid moes uitkom.

So moet ons baie versigtig wees in hierdie tyd want as ons die HERE se werk probeer doen op ons manier, naamlik om te dink; wel, dinge ‘n bietjie te versag en ‘n bietjie kompromie maak, dan sal die seën van die HERE nie op ons rus nie. Dan sal die Heilige Gees nie saam met ons getuig nie. Daarom in hierdie studie, om my punt te staaf, moet ek die werklike feite na vore bring. Want u sal sien in die Skrifte wat ons gaan aanhaal uit hierdie gedeelte wat ons gelees het - 2 Thess. 2 en die ganse Nuwe Testament, al die sendbriewe was geskrywe in ’n tyd toe die kerk reeds deur daardie tyd van intense martelaarskap gegaan het, van daardie eerste periode van die Christelike Kerk; toe in daardie periode, 10 miljoen Christene die martelaarsdood gesterf het.

Ons moet onthou in hierdie tyd toe Paulus geskryf het, toe Petrus geskryf het, toe Jakobus geskryf het, was dit in daardie tyd, dat die Christene vir die wilde diere gegooi is, en aan die brandstapels gebrand is, baie van hierdie briewe was juis uit die tronke geskrywe waar hierdie mense in die gevangenskap gesit het terwille van die getuienis van die waarheid. Johannes skryf in die boek van “Openbaring”; van Patmos; “terwille van die woord van die HERE, was hy daar”.

Moenie bevooroordeeld teenoor my wees wanneer u luister nie, u moet vir uself ’n kans gee om die waarheid te hoor en laat ons dan teen dié agtergrond van die waarheid ons begrip reg kry van hoe hierdie “opraping”, soos ek dit noem, werklik geskied.

Dit word bereken dat direk, en indirek as gevolg van die vervolging

van die Christene en Protestante deur die Kerk van Rome, daar 50 miljoen hulle lewe verloor het, sommige op die aller afgryslikste maniere. Ons leer vandag nog in ons geskiedenislesse van die "Wrede Inkwisisie" met sy pynigingsbanke ensovoorts, waar die Protestante op die wreedste wyses gedwing was om hulle geloof te verloën en terug te keer na die Kerk van Rome. Soms is hele dorpies met manne, vroue en kinders aan die swaard van die soldate van die Roomse Kerk oorgegee, met nie een lewende agterblywende nie.

Die St. Bartolomeus-nag en die vlug van die Hugenote uit Frankryk, is deel van ons eie Suid-Afrikaanse Geskiedenis. Die Kerk van Rome sal vandag nog nie aarsel om dieselfde te doen as dit in sy mag is nie. Net 'n paar jaar gelede is daar mense in Suid Amerika deur die Roomse Kerk om die lewe gebring omdat hulle die Protestantse Geloof aanvaar het.

Hierdie verskriklike wreedhede het die ou Hervormers en hulle voorgangers se oë laat oopgaan en hulle het die vinger na die Pous van Rome gewys en gesê: Daar is "Die Man van Sonde" van 2 Tessalonicense, die Antichris. Kom ons bekyk 'n bietjie hierdie gedeelte van Gods Woord van naderby. Onthou in die eerste plek dat in hierdie tyd, ±54 n.C. toe hierdie sendbrief geskryf is, die Jong Kerk van Christus alreeds deur 'n periode van intense martelaarskap onder die wrede Romeinse Keisers gegaan het.

Talle gelowiges het alreeds die leeus van die arena ten prooi geval en talle andere se pikbesmeerde brandende liggame het as fakkels gedien om die feesterrein van die wrede heidene te verlig.
Dit is verskriklik!
Vandag in hierdie tyd van wreedhede waar ons van 'n "Wurmbrand" gehoor het, nou van 'n "Solzenitchin", van daardie ander een wat deur ons land gegaan het, hulle kon vir my van nog geen groter wreedhede vertel as wat gepleeg was in die dae van die Romeinse Keisers en ook in die dae van die Pouse nie.

Hulle het dus intens uitgesien na die wederkoms van ons Here Jesus. Dit was die hoop en verwagting van die eerste Christene dat Jesus in hulle tyd sou kom. Paulus het toe die woorde van 2 Thess.

2 aan hulle geskryf om hulle daarop te wys dat daar eers sekere dinge moes gebeur voordat die wederkoms van onse Here Jesus sou plaasvind, “En ons vereniging met Hom” - (2 Thess. 2:1).

Sê vir daardie 10 miljoen martelare van die eerste 3½ eeue, daar moet nog ŉ groot verdrukking kom; terwyl hulle vir die leeus gegooi word en op brandstapels verbrand word en in kelders en in grotte moes wegkruip terwille van hulle geloof. Dan sal hulle sê: “wel ons weet nie hoe dit hierdie kan oortref nie”.
Gaan vra vir die 50 miljoen wat daarop in die volgende 1260 jaar min of meer onder die Pouse so verskriklik moes ly, 50 miljoen wat hulle lewe moes aflê, hoeveel moes nie vlug nie, die Hugenote na Suid Afrika ens., gaan sê nou vir hulle daar wag nog ŉ groot verdrukking; dan sal hulle vir u sê, wel ek weet nie hoe dit hierdie kan oortref nie.
Gaan vra vir die miljoene wat sedert 1917 onder die Russe, die Kommuniste gesterf het, die 20 tot 30 miljoen volgens Solzenitchin nou nog in Russiese konsentrasiekampe is en baie terwille van hulle geloof; sê vir hulle daar is nog ‘n verdrukking aan die kom en hoor wat hulle dan vir u sal sê.

Ons punt is dat hierdie soos dit nou van gepraat word “die groot verdrukking” het begin ná die Here Jesus terug gegaan het hemel toe. En dat dit nog al die tyd aan die gang is, dat dit net sy verskillende intensiteit bereik en dat dit nou in hierdie tyd wat ons lewe, sy laaste klimaks sal bereik. Dat daar geen so iets is dat daar nog nooit verdrukking vantevore was nie en dat daar nou net onder ŉ soort van “super mens”, vir 3½ jaar ŉ verskriklike verdrukking gaan wees; wat verskriklik opgeblaas word deur predikers en kerke en so aan.

Waar kan ŉ mens ŉ groter afval wil hê as die afval vanaf die Primitiewe Christelike Geloof, wat daar na die bekering van Konstantinus plaasgevind het? Die uitloop uiteindelik op die sogenaamde “Donker Middeleeue”, was ŉ direkte resultaat daarvan, en ons is vandag nog nie daaruit nie!

In die teorie van die Futurisme is dit een van die ander punte, hulle

sê daar sal ‘n verskriklike groot afval kom. Nou is my vraag want dit is ook waar hulle van skrywe; Paulus-hulle in hul sendbriewe. Waar wil jy ŉ groter afval hê as wat gekom het na die bekering van Konstantinus; en hoedat die kerk as te ware in gegly het in ŉ toestand van absolute, hopelose ongeloof, sodat dit vandag bekend staan in die geskiedenis as die “Donker Middeleeue”.

Van ŉ Pous wat op sy troon sit met sy onderhorige priesters, wat mense hulle sondes vergewe by die betaling van geld. Waar wil jy ŉ groter afval hê as dit? En dit het al gebeur daar in die Middeleeue. Dit begin hier in die derde eeu na Christus, na die bekering van Konstantinus; die heidene wat by die miljoene die kerk ingestroom het.

Nou, die Keiser is mos ŉ Christen. En dit is mos mode, dit is mos populêr om ŉ Christen te wees. So kon die Christene uit hul grotte en doolhowe kom want nou is dit nie meer ŉ verbode geloof nie en dit is dáár waar die ou heidene met al hul heidense gewoontes en gebruike die Christelike Kerk binne gestroom het; die brand van heilige kerse, heilige water wat gesprinkel word, allerhande heilige klere wat gedra word en heidense gebruike wat uitgebuit word vir die onkunde, die bygeloof van die mense; en die kerk is vandag nog nie daaruit nie! Ons het tot vandag toe, u sal moet erken, nog nie teruggekeer na die standaard wat die mense gehad het in die dae van toe die Bybel geskrywe is nie.

Vandag maar; hier in die afgelope paar dekades begin mens weer hoor van die Gawes van die Heilige Gees, hulle het nie eers geweet wat die Gawes is nie. Vir honderde en honderde en honderde jare het die kerk nie geweet wat is “Goddelike Genesing” nie, is dit nie ŉ afval wat dit teweeg gebring het nie? Waarvan moet die afval dan nou kom?

Dit is teen hierdie afval wat Paulus gewaarsku het, en die Mens van Sonde, die Seun van die Verderf, die Teëstander (2 Thess. 2:3-4) is niemand anders as die Pous nie. Hy praat hier nie van ŉ individu nie, maar van ŉ stelsel, ŉ Godsdienstige en nie ŉ Politieke nie, wat sou strek vanaf Paulus se tyd tot by die Wederkoms van Christus.
Ek lees weer vir u daar in:

2 Tessalonicense 2:3-4;
3 Laat niemand julle op enige manier mislei nie, want eers moet die afval kom en die mens van die sonde geopenbaar word, die seun van die verderf,
4 die teëstander wat hom verhef bo al wat God genoem word of voorwerp van aanbidding is, sodat hy in die tempel van God as God sal sit en voorgee dat hy God is.

"Hy sit in die tempel van God as God, en gee voor dat hy God is" - (v. 4).

Eers moet die afval kom, laat ons nou eerlik wees as dit dan nie 'n afval was nie, daardie toestand wat gelei het tot die "Donker Middeleeue", wat die Bybel geketting was aan 'n klooster en niemand hom eers meer kon lees nie en die mense absoluut afgedwaal het van die geloof af, waar al hierdie ou gebruike in gekom het, as dit nie 'n afval was nie, hoe moet die afval dan wees om hom te oortref?
Dit is die afval wat die Apostel Paulus van gepraat het. Ons is nou al besig in 'n terugkeer na die ware geloof in die Here Jesus. Die Heilige Gees is weer herontdek in hierdie jongste tyd. U kan terug gaan oor die geskiedenisrolle van die tyd en u sal nie die ontdekking van die Gawes van die Heilige Gees op die skaal kry soos dit gekom het vanaf die begin van hierdie eeu nie; nêrens in hierdie geskiedenis ooit nie. Ons is aan die terugkom na die Lig en hoe nader die koms van die Here Jesus is hoe nader sal ons kom aan die Lig.

Hoe wonderliker sal die kerk weer herstel tot in sy glorie. Daardie afval wat 2 Thess. 2 van praat, is verby, is agter die rug, daarom moet ons ook kyk vir hierdie mens van sonde wat in daardie selfde tyd op die voorgrond getree het.
Goed, ons sal verder daarna kyk.
Hy sê: "hy sit in die tempel van God as God en gee voor dat hy God is", ons het dit gesien in vers 4.
Luister mooi:
Hy is dus nie 'n godloënaar nie, hy gee voor dat hy God is.
Die Pous sit vandag in die kerk (hy sê vandag nog die Roomse Kerk is die enigste kerk) as die plaasvervanger van Christus op aarde met mag, volgens hom- om sonde te vergewe.

Gaan praat met ŉ Rooms-Katoliek vandag en sê vir hom die Pous is 'n godloënaar. Hy sal dit vir jou baie, baie kwalik neem en jy sal ook 'n baie groot fout maak want die Pous is nie ŉ God nie, hy glo in God, maar nou sal ons sien wat hy doen. Daarom, hierdie man wat voorgee dat hy God is, is nie ŉ Godloënaar nie.
Een van sy titels is: "My Lord God the Pope" – "My HERE GOD die Pous", hy dra dit as een van sy titels op sy mus. Dit staan daar geskrywe. Nou, is dit nie Godslastering nie? Maar tog glo hy aan God. Maar dit is een van sy titels omdat hy sonde op die aarde kan vergewe.
Sy "Kroon" die groot ding wat hy op sy kop het, is in drie afdelings (kyk mooi wanneer u weer 'n foto van die Pous sien en u sal dit sien) sy kroon is in drie afdelings en staan vir die Vader, die Seun en die Heilige Gees.

Vergelyk Daniël 7:25;

25 En hy sal woorde spreek teen die Allerhoogste en die heiliges van die Allerhoogste mishandel; en hy sal probeer om tye en wet te verander, en hulle sal in sy hand oorgegee word gedurende 'n tyd en tye en die helfte van ŉ tyd.

Nou goed, ek weet dit het baie meer verduideliking nodig as net die lees van hierdie versie. En dit sal weer na vore kom net 'n bietjie verderaan. Maar dit is een van die dinge wat die Pous gedoen het dat hy "tye en wette" verander het toe hy oppermagtig geword het en dat hy woorde tot die Allerhoogste spreek en dat hy die heiliges mishandel het – 50 miljoen is vermoor in die tyd 1260 jaar toe die Pous oppermagtig was. Feite van die Geskiedenis.
Ek het daar in my Biblioteek, 8 dik volumes van 'n welbekende, erkende, gesaghebbende reeks boeke wat geskrywe is deur Foxe, - "Foxe's Book of Martyrs" jy kan ŉ verkorte weergawe daarvan by 'n boekwinkel bestel. Hy sal vir jou party van die dinge beskrywe bv. in die boek van "Foxe's Book of Martyrs" beskryf hy vir jou hoe elkeen van die apostels aan hulle einde gekom het, hoe hulle gemartel is en so aan. Dit is skrikwekkend, maar dit is baie insiggewend. Hy vat vir jou die martelaarskap dwarsdeur die tyd van die heidense Romeinse Keisers en die martelaarskap dwarsdeur die tyd van die Kerk van Rome.

“Hy mishandel die heiliges, hy spreek teen die Allerhoogste en hy verander wette en tye en hy spreek woorde teen die Allerhoogste, m.a.w. hy matig homself dit aan wat alleen aan God toekom, naamlik om sondes te vergewe en ek sal uit ons boek van Openbaring en nog ‘n paar ander aanhalings lees wat die Pous gedoen het daardie tyd.

Die Roomse Kerk het oorgeneem van die Vierde Ryk van Daniël, wat die Romeinse Ryk was, en vir 1260 jaar, dit is nou 3½ tye dis ‘n tyd, tye, en ‘n halwe tyd. ‘n tyd is een, tye is twee, die twee saam is drie, en ‘n halwe tyd. ‘n Tyd in die Bybel is 360 jaar.

So, (3½ tye = 3½ x 360=1260). Vanaf 606 tot 1866 AD, toe die Pous absolute mag oor dieselfde gebied as die vorige Romeinse Ryk uitgeoefen het.

Die woord “ANTI” in Grieks beteken teen, of in die plek van, en dit is presies wat die Pous sê dat hy is. Hy sê hy is die Plaasvervanger van Christus op aarde, in Engels word dit genoem: “The Vicar of Christ”. Dit is al klaar Godslastering. Dit is die titel wat die Pous vir homself toeëien - “The Vicar of Christ”, die “Plaasvervanger van Christus!”
In Latyn: - VICARIUS FILII DEI.

In Openbaring 13:18 sê dit, dat die getal van die dier die getal van ‘n mens is en dat sy getal seshonderd ses en sestig is.
In vers 17 sê dit, dat sy naam ‘n getal het.
Vers 18 sê dat, die wat verstand het die getal van die dier kan bereken.

Voor ons dit doen kom ons lees net:
Openbaring 13:17-18;
17 sodat niemand kan koop of verkoop nie, behalwe hy wat die merk of die naam van die dier of die getal van sy naam het.
18 Hier kom die wysheid te pas. Wie die verstand het, laat hom die getal van die dier bereken, want dit is die getal van ‘n mens; en sy getal is seshonderd-ses-en-sestig.

Nou kom ons bereken dit ‘n bietjie.
Die Pous, een van sy titels is “The Vicar of Christ”, die “Plaasvervanger van Christus!” Die Plaasvervanger van die Seun van God.

In Latyn: VICARIUS FILII DEI.

| | |
|---|---|
| **V** | 5 |
| **I** | 1 |
| **C** | 100 |
| **A** | |
| **R** | |
| **I** | 1 |
| **V *** | 5 |
| **S** | |
| **F** | |
| **I** | 1 |
| **L** | 50 |
| **I** | 1 |
| **I** | 1 |
| **D** | 500 |
| **E** | |
| **I** | 1 |
| **Totaal** | **666** |

Nota: * (vir U in Romeinse skrif)

In Grieks word hy genoem Lateinos wat beteken die Latynse man. Nou ons weet bv. die Roomse Kerk, daar word gebid in Latyn, daar word gelees in Latyn, hulle sakramente word behandel in Latyn! Ek weet hulle sê dit begin nou te verander maar dit was vir al die eeue so in Latyn. Hy is die Latynse man, en nou is dit fantasties as jy daardie woord vat:

LATEINOS in die Grieks is:

| L | A | T | E | I | N | O | S | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 30 | 1 | 300 | 5 | 10 | 50 | 70 | 200 | = | 666 |

In Hebreeus vir ‘n Romeinse man (Roman man) word hy genoem Roniti.
RONITI in Hebreeus is:

| R | O | N | I | T | I | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 200 | 6 | 40 | 10 | 400 | 10 | = | 666 |

So, beide in Latyn, Grieks en Hebreeus - die getal van sy naam kan jy bereken sê hy, die wat verstand het. Sy getal is 666, die getal van sy naam.

Verdere kenmerke van die “dier” uit Openbaring 13:3-7:
Ons kyk na Open, 13:3; Nou ek wil myself nie vasloop teen die tyd nie want ek wil dit graag op die band hê, en ek weet dit is ŉ bietjie kort hier gestel. Dit is baie meer breedvoerig in ons boek “Die Boek van Openbaring” As u die moeite wil doen om Openbaring 13 in my Openbaring boek te lees (ek behandel elke boek in die boek van Openbaring). In hoofstuk 13 gaan ek in fynere besonderhede om hierdie dinge vir u te wys.
Laat ons net vir ŉ oomblikkie hierna kyk:
Openbaring 13:3-7;
3 En ek het een van sy koppe gesien net of dit dodelik gewond was, en sy dodelike wond is genees. En die hele wêreld het verwonderd agter die dier aan gegaan.

Ek weet ek sal nou vir u moet verduidelik wat die dier is wat uit die see gekom het. Daar is soos u weet ongelukkig soveel honderde verklarings van die boek van Openbaring. Maar u sal sien in daardie “Boek van Openbaring” hoedat ek vir u wys dat die Pous hierdie dier is wat uit die see gekom het.

“Uit die see”, dit is nie ‘n regte see nie, dat hier ‘n dier uit die water gekom het. Die see is nasies en volkere en tale veral nasies en

volkere en tale wat in beroering is en aan die skuim is. Daar is baie skrifte wat ek vir u daarin gee om vir u te wys dat dit so is. So het die Pous oorgeneem van die Romeinse Keisers en dit is merkwaardig, dit is ‘n geskiedkundige feit dat as jy hierdie heilige Romeinse Ryk neem, die deel van Europa wat nou Rooms Katoliek geword het, dan is dit presies die gebied waar die ou Roomse Keisers oor geheers het, wat as te ware die Roomse Keisers gedra het, wat ook ‘n dier was en dit word genoem die dier uit die aarde in die vorige hoofstuk.

Dit is ‘n geskiedkundige feit dat na die Keisers van Rome van die toneel verdwyn het, die volgende groot figuur wat verskyn het - van ‘wêreld omvang’, is die Pous! Vir 1260 jaar was die Pous oppermagtig oor presies dieselfde gebied en dieselfde nasies waaroor die Romeinse Keisers hulle heerskappy gevoer het. So, hierdie dier “uit die see” wat toe gestaan het, is die Pous wat ontstaan het uit daardie groepe van nasies en hulle het ook aan hom sy krag gegee.
Open. 13:3, – “Die hele wêreld het verwonderd agter die dier aangegaan” en dit is presies so. Hulle het absoluut die Pous aangehang, selfs konings kon nie gekroon word as die Pous nie die kroon op hulle hoof geplaas het nie. Dit is geskiedkundige feite dat hy party konings van Europa partykeer vir dae in die sneeu laat staan het om hulle net ‘n bietjie te laat besef ‘ek is die baas’. As ek nie die kroon op jou kop sit nie word jy nie koning van daardie land wat onder my heerskappy is nie.
So magtig was die Pous. U sien, dit is die dinge wat die gewone mens nie weet nie want wie bestudeer nou die geskiedenis. Maar dit is vir ons baie belangrik om dit te weet.
Openbaring 13:4;
4 En hulle het die draak aanbid wat die dier mag gegee het, en die dier aanbid en gesê: Wie is aan die dier gelyk? Wie kan teen hom oorlog voer?

Hierdie draak, dit is hierdie dier wat nou die Pous ‘gedra’ het, en dit word vir u baie breedvoerig duidelik gemaak in die Openbaring studie. Vir 1260 jaar het niemand, kon niemand teen die Pous die hand verroer nie. Dit was eers in die tyd van Napoleon; hy was die eerste een wat die Pous onttroon het en hier in die jaar 1866 tot

1870 was hy die eerste keer van sy politieke mag onthef. Hy is vandag nog hoof van die Vatikaan Stad in Italië. Vir 1260 jaar gedurende die tydperk 606 tot 1866 AD, het niemand dit durf waag om met die Pous oorlog te maak nie.

Openbaring 13:5;

5 En 'n mond is aan hom gegee wat groot woorde en godslasteringe uitspreek, en aan hom is mag gegee om dit twee-en-veertig maande lank te doen.

'n Bybelse maand van 30 dae x 42 maande is dit weer 1260 dae.
En 'n dag volgens Profetiese skaal is weer 1260 jaar.
Die dier doen dit 42 maande lank of 42x30 = 1260 dae, dit is jare (een dag vir 'n jaar volgens Eség. 4:6). Al die verskillende dekrete van die Pous: Sy stelling dat hy die plaasvervanger van Christus op aarde is; dat hy mag het om sonde op aarde te vergewe; dat sy uitsprake onfeilbaar is; dat Maria sonder erfsonde was, en ook opgeneem is in die hemel, dit was sy laaste groot godslasterlike dekreet wat hy uitgevaardig het in die jaar 1870; het hy gesê Maria het nie gesterwe nie, Maria is opgeneem in die hemel sonder om te sterwe en dat sy nou saam met Christus vir ons intree by God.
Omdat die Pous dit gesê het, is dit onfeilbaar want dit is ook een van sy dekrete, soos hulle sê wanneer hy praat onder die salwing dan is daardie woorde so goed as die woorde van God self.

As u, u gedagte wil verfris; ek is seker daarvan dit sal nie vir u vervelig wees nie, as u weer my hoofstuk van Openbaring 13 lees nie. Kyk al die ander dekrete, daar is party van die Pouse wat gesê het "ek kan alles doen wat God kan doen, die hele wêreld is my konsilie, die hele wêreld is my kerkraad, wat maak my dan anders as gelyk met God. Party van die Pouse het dit gesê, godslasterlike woorde, maar hy sit in die tempel van God as God.
Openbaring 13:6;

6 En hy het sy mond oopgemaak om te laster teen God, om sy Naam en sy tabernakel en die wat in die hemel woon, te laster.

Die dier laster teen God en sy Naam.
Dit het die Pous gedoen deur homself aan Christus gelyk te stel.

Die dier laster teen die tabernakel van God.
Openbaring 13:7;
7 Dit is ook aan hom gegee om oorlog te voer teen die heiliges en hulle te oorwin, en aan hom is mag gegee oor elke stam en taal en nasie.

In die 1260 jaar wat die Pous oppermagtig was, was hy die hoof nie net van die kerk nie maar ook van die staat van daardie hele heilige Romeinse Ryk. Hy het oorlog gemaak teen die heiliges en 50 miljoen van hulle vermoor.
Vers 6, - Is dit nie lastering van die Pous deur homself "My Lord God the Pope" en die "Plaasvervanger van Christus" op aarde, te noem nie?

Nou kom ons terug na 2 Thess. 2:5, - "Onthou julle nie dat ek dit altyd vir julle gesê het toe ek nog by julle was nie?"
Paulus kon nie alles op skrif stel nie, want die gevaar was altyd daar dat sy brief onderskep kon word en voor die Keiser gelê word. Hy herinner hulle dus aan wat hy aan hulle mondelings meegedeel het toe hy nog by hulle was.
Sien ook vers 15, - "So dan, broeders, staan vas en hou julle aan die voorskrifte wat julle geleer is óf deur 'n woord óf deur 'n brief van ons".

Baie van hierdie dinge was natuurlik hoogs konfidensieel, dit was hoogs gevaarlik, u moet uself indink onder die toestand waarin Paulus-hulle geleef het. Hulle moes gedurig vlug vir hulle geloof. En Paulus het uit die gevangenisse geskrywe en so kon hierdie draers, hierdie koeriers van sy briewe, moes hulle gedurig langs klein paadjies en deur die bosse en klowe vlug en gedurig was die Romeinse soldate op die uitkyk en as hulle, hulle gevang het, en hierdie briewe gelees het en daar was enigsins iets in waarop hulle geïnkrimineer kon word, kan u vir uself dink wat dit vir hulle sou beteken.

Dit is daarom dat Paulus ook terselfdertyd in geheimsinnige taal moes praat want hy het gepraat van die ene wat eers uit die weg geruim moes word voordat die man van sonde geopenbaar kon word. Hierdie een wat uit die weg geruim moes word was die Keiser. Solank as wat die Keiser oppermagtig was kon die volgende

stelsel nie kom nie. Die Keiser het homself sekerlik nie as God voorgestel nie. Hy was net uit en uit heidens en hy het die Christene vervolg.

Maar hierdie een wat agterna sou kom sou net so vervolg, maar hy sou homself as God voordoen. Daarom sou hierdie volgende verskynsel moes wag totdat die Keiser uit die weg geruim moes word. En dit is hier waar die groot, soos ek die saak sien, waar ek vir u verduidelik waar dit vandaan kom, die groot dwaling kom waar dit gesê word dis die Heilige Gees en die kerk wat eers uit die weg geruim word, weggeraap word, dan sal die antichris kom, die tiran wat almal sal vervolg en so aan.

2 Tessalonicense 2:6;

6 En nou, julle weet wat *hom* teëhou, sodat hy op sy tyd geopenbaar kan word.

Die geskiedenis wys vir ons dat nie lank na die val van die Heidense Romeinse Ryk en die verdwyning van die Keisers, die Roomse Kerk met die Pous ontstaan het, en nog groter Politieke Mag uitgeoefen het selfs as die Keisers van Rome. Nou moet u onthou die is ‘n geskiedkundige feit, dat na die Keisers het die Pouse gekom met hulle groot mag. Maar omdat dit in die gedaante van die Christelike Geloof verskyn het, kon dit nie te voorskyn kom voordat die Keisers nie eers van die toneel verdwyn het nie.

Uit die geskrifte van die Ou Kerkvaders en van die Geskiedkundiges van daardie eerste vier eeue van die Christelike Bedeling blyk dit duidelik dat die magte wat die gelowiges aan een menslike gesag op aarde wou onderwerp, alreeds aan die werk was. Sodra die Keiserlike gesag dan van die toneel verdwyn het, het so ’n mag dus in die Pous na vore gekom. Dit is geskiedenis!

Die verhinderende mag was dus die Keiser en nie die Heilige Gees soos die voorstanders van die “Geheime Opraping of Wegraping” beweer nie. Terloops, is dit nie die Heilige Gees wat die wêreld moet oortuig van sonde en van geregtigheid en van oordeel nie? - (Sien Joh. 16:7-14). Hoe sal daar dan bekerings gedurende die 3½

jaar van die sogenaamde groot verdrukking kan plaasvind, as die kerk en die Heilige Gees "uit die weg geruim is?"
2 Tessalonicense 2:7;
7 Want die verborgenheid van die ongeregtigheid is al aan die werk, net totdat hy wat nou teëhou, uit die weg geruim is;

M.a.w. hierdie verborgenheid van die ongeregtigheid waarvan Paulus waarsku wat aan die kom is en alreeds aan die werk is. Hierdie prinsiep was alreeds aan die werk in die tyd toe Paulus geskryf het, en as jy op die Kerk Geskiedenis ingaan dan sal jy sien dat selfs in die dae van die eerste kerk, was daar alreeds hierdie afvalligheid. Hierdie neiging om meer te luister na wat 'n mens sê as wat God sê, dit was alreeds aan die werk; hierdie idee van 'n sentrale hooffiguur, as te ware op die troon te plaas wat die dekrete uitvaardig vir almal. Dit is maar die ou menslike neiging om altyd so iets te hê en dit was alreeds aan die werk volgens vers 7. Die verborgenheid van die ongeregtigheid van vers 7 is die "gees" wat die Pousdom voortgebring het, die gees van die Antichris, naamlik Satan, wat kom as 'n engel van die lig, 'n wolf in skaapsklere. In my studie oor Openbaring gee ek meer feite uit die geskiedenis om dit te bewys.
So , ek vra u weer om daardie hoofstuk 13 in my "Openbaring" boek na te gaan.

In die Middeleeue het die Roomse Kerk allerhande valse "wonderwerke" verrig om die ongeletterde bygelowige massas te mislei, presies soos voorspel in:
2 Tessalonicense 2:9-10; (wat ons net weer lees)
9 hy wie se koms is volgens die werking van die Satan met allerhande kragtige dade en tekens en wonders van die leuen
10 en met allerhande verleiding van ongeregtigheid in die wat verlore gaan, omdat hulle die liefde tot die waarheid nie aangeneem het om gered te word nie.

Dit is hierdie dinge wat die Ou Hervormers en hulle vrome voorgangers duidelik raakgesien het en die vinger na die Pous gerig en gesê het:
"Daar is die Bees, die Man van Sonde."

Om stof in die oë van hierdie Godsmanne te gooi, het die Jesuïtiese Priester Ribera, in die jaar 1558 die teorie van die verskyning van ‘n verskriklike godslasteraar wat aan die einde as ‘n individu met al daardie magte te voorskyn sou tree, en daardie kragte sou doen, ontwerp. Hy sou dan, volgens Ribera, vir 1260 dae (dit is nou letterlike dae) regeer, en dan sou die Boek van Openbaring vanaf hoofstuk 4 tot 22 eers in vervulling tree.

Dit is feitlik die lering van al die Christelike kerke van vandag. Dit het nie net ‘n Roomse oorsprong maar ‘n Jesuïtiese oorsprong. As u nou die Jesuïete bestudeer dan sal u sien dit is die mees subversiewe, ondermynende groep wat die wêreld nog ooit gesien het, selfs die Kommuniste kan by hulle ‘n les gaan leer. Baie moorde, baie opstande is deur die Jesuïete beplan en komplotte daarvoor gesmee en dit was Ribera wat hierdie teorie ontwerp het.

Die Ou Hervormers het hierdie teorie egter as ŉ Pouslike bose set ontmasker, en was nie daardeur mislei nie, en gedurende die daaropvolgende 200 jaar en meer het dit vergete geraak.

Tussen die jare 1826-30 het Dr. S. R. Maitland, die bibliotekaris van die Aartsbiskop van Kantelberg, hierdie Jesuïtiese wanvoorstelling opgediep, deur Edward Erving laat vertaal, en dit toe gepubliseer. Sommige predikers het daarvoor “geval” en hierdie teorie het bekend geword as die Futuristiese vertolking van die Profesieë.

Ribera het dit in Spaans geskrywe - hy was ŉ Spaanse priester. So het dit dan uiteindelik op die rakke beland van die Aartsbiskop van Kantelberg en daar het Edward Erving dit toe ontdek en vertaal. Edward Erving het eintlik deur die loop van jare die vader geword van die beweging wat vandag bekend staan as die Twaalf Apostels.

ŉ Persoon met die naam J. N. Darby, die stigter van die Plymouth Brethren, het dit toe gegryp en verder gevoer. Hierdie Darby was ŉ baie uitsonderlike persoon en ŉ persoon wat geweldig baie geskryf het, en dit het net sommer so oor die afgelope jare, van die jaar ±1870, net vlam gevat en onder die kerke versprei; sodat vandag, weet die mense nie eers waar dit vandaan kom nie en almal

aanvaar dit as die uitleg van die Skrifte.

Om dit te laat klop met Daniël hoofstuk 9 en die 70 weke of 490 dae = 490 jaar, is die laaste week toe losgemaak vanaf die vorige 69 weke en ‘n gaping van 2,000 jaar (die periode tussen die 1ste en die 2de Koms van Jesus) tussen die 69ste en 70ste week geplaas. Dit het bekend geword as die “Great Parenthesis” of die “Gap Theory” waarin die Profetiese Horlosie sou stilstaan.

Sedert daardie tyd, 1830, het dit soos ŉ veldbrand onder baie bewegings posgevat, sodat dit vandag feitlik deur almal aanvaar word, dit is eers hierna in 1870 wat dit vinnig versprei het. Weinig weet hulle dat dit van Roomse oorsprong is om die Hervormers se oog van uitkenning van die Pous, as die ‘Dier’ van Open. 13:8 en ‘Die Mens van Sonde’ van 2 Thess. 2, af te kry.
Hier moet u ook my boekie “Daniël se 70ste week deurgaan waar ek die 70 weke vir u uitlê en waar ek vir u wys dat die 70 weke loop aaneenlopend. Wie gee vir hulle die reg, waar kry hulle een stukkie Skrif om die laaste week - die 70ste week van Daniël los te maak van die vorige 69 weke en 2000 jaar daar tussenin te sit. Dit is wat hulle doen en hulle moet dit doen om Ribera se teorie te laat werk. As hulle dit nie doen nie kan Ribera se teorie nie werk nie. Want Daniël se 70 weke moet aaneenlopend vervul word en die laaste van die 490 jaar loop teen einde met Petrus se prediking in die huis van Cornelius. Daar eindig dit al! En volgens hierdie teorie sal die laaste eers eindig aan die einde van die 3½ jaar hier met die wederkoms van Christus.

Ons sien die uitleg egter volgens die historiese vertolking van die profesieë wat die 70 weke van Daniël bymekaar hou, en dat die 70 weke voltooi is met die doop van ons Here Jesus, sy dood en opstanding, die steniging van Stéfanus en Petrus se prediking in die huis van Cornelius.
Ons gaan volledig hierop in, in ons studie:
“Die Huidige Wêreldstelsel” en “Daniël se 70ste Week”, en die “Groot Verdrukking”.

Hierdie metode van die vertolking van die Skrifte was altyd die van die Martelare, en hier volg die name van ‘n paar uitstaande

Godsmanne deur die eeue wat dit ook so ingesien het naamlik die historiese siening soos ons dit ook insien:
John Wycliffe, Biskop J. C. Ryle, Martin Luther, Johannes Calvyn, Biskop Barnes, Hugh Latimer, Biskop Wordsworth, John Knox, Sir Isaac Newton, Charles Finney, John Foxe, - (Dit is die man wat daardie 8 volumes geskryf het waarvan ek gepraat het wat in my biblioteek is) Biskop Newton, Dr. H. Grattan Guinness, John Bunyan, - (Dit is die skrywer van die Pelgrim se reis na die Ewigheid) Charles H. Spurgeon, John Wesley, Dr. F. B. Meyer, Dr. Hudson Taylor, - (Die groot sendeling na China) Dr. Dinsdale Young.
Dus, ‘n klompie wat die vertolking insien soos ons.

Geen Geheime Opraping in die Skrif

Kom ons lees 1 Thess. 4:13-18; (Dit moet ons net gou met mekaar lees)

13 MAAR, broeders, ek wil nie hê dat julle onkundig moet wees met betrekking tot die ontslapenes nie, sodat julle nie treur soos die ander wat geen hoop het nie.

14 Want as ons glo dat Jesus gesterwe en opgestaan het, dan sal God ook so die wat in Jesus ontslaap het, saam met Hom bring.

15 Want dit sê ons vir julle deur die woord van die Here, dat ons wat in die lewe oorbly tot by die wederkoms van die Here, die ontslapenes hoegenaamd nie sal vóór wees nie.

16 Want die Here self sal van die hemel neerdaal met ‘n geroep, met die stem van ‘n aartsengel en met geklank van die basuin van God: en die wat in Christus gesterf het, sal eerste opstaan.

17 Daarna sal ons wat in die lewe oorbly, saam met hulle in wolke weggevoer word die Here tegemoet in die lug; en so sal ons altyd by die Here wees.

18 Bemoedig mekaar dan met hierdie woorde.

M.a.w. volgens hierdie Skrif wat baie duidelik is kan daar geen ‘Opraping’ of ‘Wegraping’ wees voor die eerste opstanding nie. M.a.w. die mense wat nou praat van ’n geheime wegraping, sommer

net so dan is mense weg, waar is die opstanding? Waar is die opstanding wat dit moet voorafgaan volgens hierdie Skrif wat baie, baie duidelik is.
Maar kom ons gaan ʼn bietjie daarop in:
Hier sien ons baie duidelik dat ons wat in die lewe oorbly tot by die Wederkoms van die Here, die ontslapenes hoegenaamd nie voor sal wees nie, dit sê so!. Ons sal nie in wolke weggevoer word die HERE tegemoet in die lug, voor die opstanding van die ontslapenes nie. Let op die "daarna" van vers 17 - Daarna sal ons wat in die lewe oorbly, saam met hulle in wolke weggevoer word die HERE tegemoet in die lug; en so sal ons altyd by die HERE wees.

Die ontslapenes weer, (luister nou mooi) sal nie opstaan voor die neerdaal van die HERE met ʼn geroep, met die stem van ʼn aartsengel en met geklank van die basuin van GOD nie. Dit is geen geheime koms hierdie nie, en elke oog sal Hom sien volgens – Open. 1:7.

Ons verandering sal kom in ʼn oogwink, maar alleen by die laaste basuin en wanneer die dode onverganklik opgewek word volgens:
1 Korinthiërs 15:51-52;
51 Kyk, ek deel julle ʼn verborgenheid mee: Ons sal wel nie almal ontslaap nie, maar ons sal almal verander word,
(Wanneer? Luister mooi)

52 in ʼn oomblik, in ʼn oogwink, by die laaste basuin; want die basuin sal weerklink, en die dode sal onverganklik opgewek word; en ons sal verander word.

Ons sal dus verander word by die laaste basuin, wanneer die dode opgewek word in ʼn oogwink. Dit is wanneer die "twinkling of an eye" kom. Nou volgens die gewone, die ander vertolking wat nou algemeen aanvaar word; wat by Ribera sy oorsprong het en met die doel wat ons vir u gewys het, hierdie "twinkling of an eye" is jy sommer nog so rustig, as jy jou oog knip dan sien jy die helfte van die kamer is leeg en jy hoor die motorkarre begin met mekaar bots in die strate, netnou hoor jy die spesiale toet-toet oor die radio; daar het soveel vliegtuie uit die lug geval, die treine begin bots op die

stasie, en so aan, ons ken die ou verhaal. En dan besef ons party van ons het agter gebly volgens daardie teorie, maar geen opstanding volgens dit nie! En dit is onmoontlik volgens hierdie Skrif maar ons het nou begin sien waar dit vandaan kom.

Maar ons gaan verder:
Die teorie van die geheime opraping is teenstrydig met hierdie Skrifte. Volgens hierdie enige oomblik (any moment) leerstelling sal die Opraping 3½ jaar voor die Eerste Opstanding plaasvind, en dit is nie volgens die Skrifte, soos alreeds aangehaal, nie.
Wanneer ons kom by ons Studie oor die “Groot Verdrukking”, sal ons uit die Skrif bewys dat die Wederkoms van Christus eers na of teen die einde van die “Verdrukking” kom.
Sien: Dan. 12:1-3; Matt. 24:27-31; Mark. 13:24-27; Matt. 13:30,38-43; Luk. 21:25-28.
Ons sal netnou ’n paar saam lees.

As daar dus geen Opstanding voor die (sigbare) Wederkoms van Christus is nie, en geen Opraping voor die Opstanding nie; beteken dit dat die kerk deur die verdrukking sal gaan.
Ons lees saam:
Daniël 12:1-3;
1 EN in dié tyd sal Mígael, die groot vors wat oor die kinders van jou volk staan, optree; en dit sal ‘n tyd van benoudheid wees soos daar nie gewees het vandat ‘n volk bestaan het tot op dié tyd nie; maar in dié tyd sal jou volk gered word, elkeen wat in die boek opgeskrywe staan.
2 En baie van die wat in die stof van die aarde slaap, sal ontwaak, sommige tot die ewige lewe en sommige tot groot smaadheid, vir ewig afgryslik.
3 En die verstandiges sal glinster soos die glans van die uitspansel, en die wat baie tot regverdigheid lei, soos die sterre vir ewig en altoos.

Matthéüs 24:27-31;
27 Want soos weerlig uit die ooste uitslaan en tot in die weste skyn, so sal ook die koms van die Seun van die mens wees.
28 Want oral waar die dooie liggaam lê, daar sal die aasvoëls saamkom.

29 EN dadelik ná die verdrukking van daardie dae sal die son verduister word, en die maan sal sy glans nie gee nie, en die sterre sal van die hemel val, en die kragte van die hemele sal geskud word.

30 En dan sal die teken van die Seun van die mens in die hemel verskyn, en dan sal die stamme van die aarde rou bedryf en die Seun van die mens sien kom op die wolke van die hemel met groot krag en heerlikheid.

31 En Hy sal sy engele uitstuur met harde trompetgeluid, en hulle sal sy uitverkorenes versamel uit die vier windstreke, van die een einde van die hemel af tot die ander einde daarvan.

Die ander Skrifte is ook in dieselfde trant maar ek wil net vir u lees daar in: Matthéüs 13:30,38-43; (Dit is in dieselfde ry wat ek u gegee het, dit is die gelykenis van die onkruid en die koring)

30 Laat altwee saam groei tot die oes toe, en in die oestyd sal ek vir die maaiers sê: Maak eers die onkruid bymekaar en bind dit in bondels om dit te verbrand, maar bring die koring bymekaar in my skuur.

(Onthou nou, maak eers die onkruid bymekaar, Kom ons kyk nou na Jesus se eie verklaring van daardie gelykenis)

38 en die saailand is die wêreld. Die goeie saad – dit is die kinders van die koninkryk, en die onkruid is die kinders van die Bose,

39 en die vyand wat dit gesaai het is die duiwel. Die oes is die voleinding van die wêreld, en die maaiers is die engele.

40 Net soos die onkruid dan bymekaargemaak en met vuur verbrand word, so sal dit wees in die voleinding van hierdie wêreld:

41 die Seun van die mens sal sy engele uitstuur, en hulle sal uit sy koninkryk bymekaarmaak al die struikelblokke en die wat die ongeregtigheid doen,

42 en sal hulle in die vuuroond gooi. Daar sal geween wees en gekners van die tande.

43 Dan sal die regverdiges skyn soos die son in die koninkryk van hulle Vader. Wie ore het om te hoor, laat hom hoor.

Maak eers die onkruid bymekaar, dus eers die kinders van die Bose word bymekaar gemaak en dan die kinders van die HERE. Maar ons sal nou meer daarvan sien.

Is ons dan nou beter as die 10miljoen Martelare onder Nero en die ander, of die 50miljoen onder die Pous, die “Mens van Sonde”? Maar u sal meer breedvoerig hieromtrent ingelig word deur ons Studie oor die “Groot Verdrukking” en die een oor die “Wederkoms van Christus”. Ons sal dit ook met mekaar breedvoerig moet behandel om u hieromtrent die volkome insig te gee.
Die “Geheime Opraping” teorie berus op ‘n verkeerde uitleg van die Skrif - “Kyk Ek kom soos ‘n dief”, dit is een van die ander wat Ribera hier ingebring het.

Op ‘n hele paar plekke vergelyk die Heer sy koms met die van ‘n dief - (Sien Matt. 24:43; Open. 3:3; Open. 16:15)
Matthéüs24:43;
43 Maar weet dit: as die huisheer geweet het in watter nagwaak die dief sou kom, sou hy gewaak en nie toegelaat het dat in sy huis ingebreek word nie.
Openbaring 3:3;
3 Onthou dan hoe jy dit ontvang en gehoor het, en bewaar dit en bekeer jou: as jy dan nie wakker word nie, sal Ek op jou afkom soos ‘n dief, en jy sal nie weet in watter uur Ek op jou afkom nie.
Openbaring 16:15;
15 Kyk, Ek kom soos ‘n dief. Salig is hy wat waak en sy klere bewaar, sodat hy nie miskien naak rondloop en hulle sy skaamte sien nie.

Maar dit is duidelik dat die vergelyking in verband met die onverwagsheid en nie die geheimsinnigheid van sy koms staan nie. Die gedagte is dat net soos ‘n dief nie vooraf sy koms aanmeld nie, so sal die Koms van Jesus ook onverwags op ‘n onverskillige wêreld afkom.
Paulus skryf aan die Tessalonicense:
1 Tessalonicense 5:4;
4 Maar julle, broeders, is nie in duisternis, dat die dag julle soos ‘n dief sou oorval nie.

Daar is hier nie sprake daarvan dat die wêreld nie sal sien en alles sal weet aangaande die Wederkoms nie, maar eenvoudig net dat dit hulle onverwags sal oorval. Maar nie vir die kinders van die HERE nie, wat waaksaam is.
(Let wel, Paulus praat hier van "DIE DAG VAN DIE HERE" wat NIE IDENTIES met die "WEDERKOMS VAN CHRISTUS" is nie. Ons sal dit in 'n afsonderlike Studie behandel).
Die feit dat die Wederkoms nie vooraf aangekondig word nie is glad nie strydig met die feit dat dit gepaard sal gaan met hoorbare en sigbare tekens nie.
1 Tessalonicense 4:16;
16 Want die Here self sal van die hemel neerdaal met 'n geroep, met die stem van 'n aartsengel en met geklank van die basuin van God; en die wat in Christus gesterf het, sal eerste opstaan.

En ook: Openbaring 1:7;
7 Kyk, Hy kom met die wolke, en elke oog sal Hom sien, ook hulle wat Hom deursteek het - - - - -" –

Ons glo dat die feit dat Christus onverwags "soos 'n dief" kom, heeltemal inpas by die beskrywing van sy koms met " 'n geroep" en met "groot krag en heerlikheid" - (Matt. 24:30). Die hele toneel is van EEN wat skielik kom, en op so 'n manier dat die hele wêreld van die gebeurtenis sal weet, beide die wat gereed is en die wat onvoorbereid is.
Onder watter groep bevind u uself?
Daar is geen Skriftuurlike grond om die Wederkoms in twee fases of gebeurtenisse te verdeel nie. Wanneer ons na die ander Skrifte aangaande die "Verdrukking" kyk, dan sien ons baie duidelik dat dit nie na die Opraping kom nie, maar voor dit.

Sien Lukas 21:26-28; ons lees maar vanaf vers25;
25 EN daar sal tekens wees aan die son en maan en sterre, en op die aarde benoudheid van nasies in *hulle* radeloosheid, wanneer see en branders dreun,
26 en mense se harte beswyk van vrees en verwagting van die dinge wat oor die wêreld kom. Want die kragte van die hemele sal geskud word.

27 En dan sal hulle die Seun van die mens sien kom in ‘n wolk, met groot krag en heerlikheid.
28 En as hierdie dinge begin gebeur, kyk dan na bo en hef julle hoofde op, omdat julle verlossing naby is.

Maar die duidelikste Skrifgedeelte van almal wat hierdie volgorde bevestig, naamlik: Verdrukking, dan Wederkoms en Opraping, is die woorde van ons Heer self, soos gegee deur Matthéüs en Markus. In hierdie wonderlike profesie sê Hy:
Matthéüs 24:29-31;
29 EN dadelik na die verdrukking van daardie dae sal die son verduister word, en die maan sal sy glans nie gee nie, en die sterre sal van die hemel val, en die kragte van die hemele geskud word.
30 En dan sal die teken van die Seun van die mens in die hemel verskyn, en dan sal die stamme van die aarde rou bedryf en die Seun van die mens sien kom op die wolke van die hemel met groot krag en heerlikheid.
31 En Hy sal sy engele uitstuur met harde trompetgeluid, en hulle sal sy uitverkorenes versamel uit die vier windstreke, van die een einde van die hemele af tot die ander einde daarvan.

Lees ook hiermee saam: Markus 13:24-27.
Ons kan uit hierdie twee gedeeltes die gebeure as volg tabuleer:
1. Die Verdrukking;
2. Tekens in die hemele, wat hulle klimaks bereik in;
3. Die Teken van die Wederkoms;
4. Rou bedryf op aarde. (Deur die ongereddes?);
5. Die Wederkoms, sigbaar vir almal, op aarde, met grote krag en heerlikheid;
6. Die Opraping van die heiliges uit die vier windstreke, van die een einde van die hemele af tot by die ander einde daarvan.

Ons Here Jesus het ook aangaande sy wederkoms vir sy dissipels gesê:
Matthéüs 24:40-41;
40 Dan sal daar twee op die land wees; die een word aangeneem en die ander word verlaat.

41 Twee vroue sal by die meul maal; die een word aangeneem, die ander word verlaat.

Dit was vir my baie interessant, ek het toe die Nuwe Vertaling geneem “Die Blye Boodskap” en ek het dit toe daarin nagegaan en ek was so bly dat hulle tog in daardie vertaling nader aan die waarheid gekom het.
Ek wil net my Bybel oopmaak by Matthéüs 24, want hierdie is baie belangrike Skrifte want dit is die sterk Skrifte wat hulle nou gebruik by die geheime “Wegraping”
Matthéüs 24:40-41;
40 Dan sal daar twee op die land wees; die een word aangeneem en die ander word verlaat.
41 Twee vroue sal by die meul maal; die een word aangeneem, die ander word verlaat.
“Die Blye Boodskap” lees:
40 Dan sal daar twee op die land wees, die een word saamgeneem en die ander word verlaat.
Daar is ‘n groot verskil al tussen “saamgeneem” en “aangeneem”, maar ek sal vir u nog verder verduidelik.
Dit is nog altyd aanvaar dat die wat “aangeneem” word, die heiliges is, en dat dit op hulle wegraping dui. Maar as ons die verband ondersoek, vind ons dat net die teenoorgestelde bedoel word.
In die drie voorafgaande verse word na die ongelowiges in die dae van Noag verwys, hulle wat “geëet en gedrink het, - - - - - en dit nie verstaan het voordat die sondvloed gekom en almal weggevoer het nie”.
Hier moet ons eers vir u die woord “aangeneem” soos dit in die “Afrikaanse Vertaling” voorkom, verduidelik. Soos ek nou vir u gesê het saamgeneem het, die Nuwe Vertaling.
Die Engelse Bybel sê “taken” wat ‘n baie ander betekenis as aangeneem het. Ons vind hierdie woorde ook in Lukas 17:34-37.
Die oorspronklike Griekse woord waaruit die Afrikaanse “aangeneem” of nou “saamgeneem” en die Engelse “taken” vertaal word is “paralambo” en beteken volgens “Young’s Analytical Concordance” - “to take alongside”
(Kan u nou sien hoedat die Afrikaanse Nuwe Vertaling nou taamlik naby kom - saamgeneem),”taken alongside” (om mee te neem) het

ek hier geskrywe, en onthou ek het hierdie boekie ‘n hele klompie jare gelede al geskryf) en kom net in hierdie twee tekse in die Bybel voor. Dit is fantasties. Net waar die Here Jesus hierdie woorde gebruik het kom hierdie woord paralambano in hierdie verband voor. (Weymouth vertaal dit as “taken away” en Panin as “taken along”, saamgeneem soos in Afrikaans).
Daar is ander tekse in die Afrikaanse Bybel waar die woord aangeneem of geneem in voorkom, maar die oorspronklike Grieks waaruit dit vertaal word is “lambano” en nie **“**paralambano**”** nie byvoorbeeld ons welbekende teks:

Johannes 1:12**;**

> Maar almal wat Hom aangeneem het, aan hulle het Hy mag gegee om kinders van God te word, aan hulle wat in sy Naam glo.

(lambano - to take, receive – “Young’s An. Conc.” Elkeen wat Hom aangeneem het “lambano”). Nou kan u sien hoe verwarrend dit is as daardie woord “paralambano – aangeneem” vertaal word en “lambano ook aangeneem” word, presies dieselfde twee woorde in Afrikaans maar absoluut twee verskillende woorde in die Grieks, wat heeltemal twee verskillende betekenisse het. Dit is hier waar die verwarring gekom het. Ons lees vir u nog ‘n teks waarin die “lambano” voorkom:
Johannes 13:30;

> Toe hy dan die stukkie geneem het, het hy dadelik uitgegaan. En dit was nag.

Dit is waar die Here Jesus sê die een wat sy hand saam met my in die skottel sal steek dit is hy wat My sal verraai, toe was dit Judas, en toe hy die stukkie geneem het was dit nag en hy het toe natuurlik uitgegaan, ook “lambano’ – nie “paralambano” nie – geneem het.

Om te neem of te ontvang tot jouself, word in die Bybel weer volgens “Young’s” uit die Griekse woord “proslambano” vertaal, dus as daardie teks in Matt. 24, die een word aangeneem en die een word verlaat as dit die bedoeling gehad het dat die HERE hulle aanneem tot Homself moes daar in die Grieks gestaan het “proslambano” en nie “paralambano” nie.

Kom ons kyk byvoorbeeld na:
Romeine 14:3;

> Hy wat eet, moet hom wat nie eet, nie verag nie; en hy wat nie eet, moet hom wat eet, nie oordeel nie, want God het hom aangeneem.

Dit is "proslambano" - to take, or receive to one's self – Young's, An. Conc.)

Romeine 15:7;

> Neem daarom mekaar aan, (proslambano) soos Christus ons ook aangeneem het, (proslambano) tot heerlikheid van God.

Filemon v. 12;

> Maar neem jy hom, dit is my eie hart**,** aan **-** (proslambano)

Filemon v. 17;

> As jy my dan vir 'n metgesel hou, neem hom aan net soos vir my - (proslambano nie paralambano)

Nou die woord verlaat, onthou die een word aangeneem en die een word verlaat, sê dit.
"Verlaat":
Die woord wat in Matt. 24:40-41 en in Lukas 17:34-37 as **"**verlaat**"** vertaal word, kom in die oorspronklike van die Griekse woord **"**aphiemi**"**, wat volgens "Young's" beteken - "to send away, to let go", (d.w.s. om weg te stuur of te laat gaan). So byvoorbeeld kom dieselfde woord **"**aphiemi**"** in die volgende twee tekse voor:
Matthéüs 4:11;

> Daarna het die duiwel Hom laat staan, en daar het engele gekom en Hom gedien.

Matthéüs 4:20;

> En hulle het dadelik die nette laat staan en Hom gevolg.

Nou kom ons kyk wat is ons opsomming.
Opsomming:
Beide uit die verband van hierdie Skrif en die betekenis van die oorspronklike Griekse woorde is dit duidelik dat in die dae van Noag die goddelose mense meegeneem ("taken") is deur die sondvloed (dit is van die paralambano) en dat die regverdige Noag en sy familie laat staan of verlaat is, om ongedeerd deur die vloed te gaan en oor te stap op die nuwe wêreld na die vloed.

So sal dit ook in hierdie dae wees. Wanneer die oordeel van God op die aarde losbars in die laaste drama van die eeue voor die Koms van Jesus, sal die vuuroordeel die goddelose **"**paralambano", m.a.w. saamneem soos die Nuwe Afrikaanse Vertaling ook saamstem, dit is meeneem, en die regverdiges **"**aphiemi**,"** dit is laat staan of onaangeraak laat bly soos Sadrag, Mesag en Abednego.

Psalm 91:7-8; (word ook dan in hierdie tyd vervul)
7 Al val daar duisend aan jou sy en tienduisend aan jou regterhand na jou sal dit nie aankom nie.
8 Net met jou oë sal jy dit aanskou en die vergelding van die goddelose sien.

Dit word ook bevestig deur die gelykenis van die onkruid. Die Engele maak eers die onkruid bymekaar en bring dan die koring in die skuur – (Sien Matt. 13:24-30, 36-43).
Dit stem ook saam met die eindfase van die "Verdrukking" wat moet kom voor die "Opraping", want dis in hierdie oordeel met vuur waarin die groot slagting gaan plaasvind, waar die gesneuweldes van die HERE in dié dag sal lê van die een einde van die aarde tot die ander.
Sien: Jer. 25:31-33; Jer. 30:23-24; Jes. 2:10-22; Open. 19:11-21; Open. 16:14.

Dan onmiddellik na hierdie oordeel kom Jesus op die wolke, en dan gaan die wat waardig is, Hom tegemoet in die lug, saam met die uit die ontslape regverdiges wat kwalifiseer vir die eerste opstanding. Hulle gaan om Hom te gaan verwelkom en saam met Hom op aarde te regeer vir een duisend jaar.

Salig en heilig is hy wat deel het aan die eerste opstanding; oor hulle het die tweede dood geen mag nie, maar hulle sal priesters van God en van Christus wees en sal saam met Hom as konings regeer duisend jaar lank **-** (Open. 20:6).
As ons verdra, sal ons met *Hom* regeer. As ons *Hom* verloën, sal Hy ons ook verloën (2 Tim. 2:12).
Aan hom wat oorwin, sal Ek gee om saam met My te sit op my troon, soos Ek ook oorwin het en saam met my Vader op sy troon gaan sit het - (Open. 3:21).

Lees ook Filip. 3:10-14; Heb. 11:35; Rom. 8:14-17; 1 Kor. 15:24-28.

Ek glo dat net soos diegene uit die ontslapenes wat die oorwinningslewe gelei het en hulle lewe nie liefgehad het tot die dood toe nie, alleen aan die eerste Opstanding sal deelneem om saam met Christus hier op aarde vir een duisend jaar te regeer.

Netso sal alleen diegene wat in die lewe oorbly tot op die Wederkoms en in die volkome oorwinning staan en bereid is om hulle lewe vir Jesus neer te lê, indien nodig, aan die Opraping deel hê, en dus ook saam met Christus op aarde as konings gaan regeer. Hulle sal dan ook nooit sterwe nie.
Sien ook: Open. 12:11; Open. 2:7,10-11,17,26-28; Open. 3:5,12,21.

Die wat gered is en in die lewe oorbly tot op die Wederkoms, maar nie in die oorwinning staan nie, sal nie onsterflikheid ontvang nie, maar deel uitmaak van die aardse bevolking in die duisendjarige Vredesryk. Hulle sal gedurende daardie tyd sterf om saam met die ander heiliges wat nie deelgeneem het aan die Eerste Opstanding nie, maar wie se name wel in die Boek van die Lewe opgeskryf is deur die Bloed van die Lam, opgewek word met die Tweede Opstanding om geoordeel te word volgens hulle werke. Die goddelose wie se name nie in die Boek van die Lewe is nie, sal gewerp word in die poel van vuur - (Open. 20:15).
Waar sal u wees in daardie dag?

"Kyk nou is die dag van verlossing" - (2 Kor. 6:2).

Ek wil net weer hierdie laaste punt duidelik maak, ek weet ek het nou vinnig gegaan en daar is 'n hele klompie Skrifte wat ek eintlik vir u moet duidelik maak. Maar as u daardie stukkie lees in Filippense 3:10-14; dan sal u daar sien dat Paulus sê: "en hy strewe daarna om deel te hê aan die opstanding uit die dode en dat hy jaag na die hoë roeping van God in Christus Jesus". Dít is, wat jare gelede vir my eerste op die spoor gebring het. Ek het gesê, het die Here Jesus dan nie belowe dat as ons werklik in Hom glo, dan sal ons opgewek word in die laaste dag, dan sal ek opstaan uit die dode, en Paulus is tog sekerlik gered, hy is gered op die Damaskus pad. Hy het daardie wonderlike ondervinding met die HERE gehad. Hy was die HERE se wonderlike apostel maar hier sê hy: "hy jaag daarna asof hy dit kan

gryp asof hy die opstanding uit die dode mag verkry”.

Ek kon dit nie verstaan nie, totdat die HERE dit vir my openbaar het, en totdat ek ook daardie betekenis “die opstanding uit die dode” beter verstaan. Hy sê nie die opstanding uit die dode nie; die betekenis is die opstanding vanuit die dode!
“Vanuit die dode”, nie die opstanding uit die dode nie.
Toe kyk ek na die Grieks en die Grieks is: omdat ek die “Eknekron” mag verkry. Die opstanding uit die midde van die dode. Nie die opstanding van die dode nie, maar die opstanding uit die midde vanuit die dode. Toe begin ek die saak te ondersoek, toe kyk ek na hierdie soos ek vir u genoem het “as ons verdra sal ons met Hom regeer, as ons Hom verloën sal Hy ons ook verloën”.
Alleen as ons verdra!
Die Engelse Bybel sê: “To suffer with Me”, shall reign with Me”.
Toe sê ek, - - - - - -
Johannes sê in:
Openbaring 20:6;
6 Salig en heilig is hy wat deel het aan die eerste opstanding; oor hulle het die tweede dood geen mag nie, maar hulle sal priesters van God en van Christus wees en sal saam met Hom as konings regeer duisend jaar lank.
- - - - net dié wat deel het aan die eerste opstanding sal saam met God en Christus regeer as priesters. Maar dit is mos ‘n wonderlike voorreg om saam met Christus vir duisend jaar te regeer. Dit is die tydperk van die duisendjarige vrederyk.

Dus hierdie tydperk wat die Here Jesus die aarde sal vat in sy verwoesting van na die oordeel, die stede van die nasies lê plat, die gesneuweldes lê van een einde van die aarde tot die ander einde. Ek sal my voorstel daar hang ‘n wolk van oordeel oor die ganse aardse oppervlakte, groot dele is verskroei, verskriklik is die toestand.

Nou kom die Here Jesus om te regeer en om hierdie aarde te vat en dit te herskep, te herstel, totdat dit aan die einde van die duisend jaar terug is in sy paradys toestand. Diegene wat aan die eerste opstanding deel gehad het sal die voorreg gehad het om saam met Hom te regeer, toe sien ek dit is wat Paulus na strewe, dit is die hoë roeping van God en Jesus Christus.

Hy soek na hierdie “Eknekron”, hierdie opstanding vanuit die dode.
Toe sien ek, nie almal gaan opstaan, selfs nie alle Christene gaan opstaan met die wederkoms van die Here Jesus nie. Net die wat waardig is vir die eerste opstanding, die ander, beide Christene en nie-Christene, sal vir daardie duisend jaar in die graf bly, om aan die einde van die duisend jaar met die tweede opstanding op te staan om almal voor die groot wit troon te verskyn. Dan word die boeke oopgemaak beide van hulle werke en die boek van die lewe. Die wat in die boek van die lewe geskrywe is, gaan dan in die ewige heerlikheid in, maar hulle het die voorreg gemis om saam met Christus te regeer vir ‘n duisend jaar lank.
Dit is wat Paulus nie wou mis nie!
Toe sien ek in Hebreërs 11:35, - dit sê, vroue wat hulle kinders nie uit die dode terug ontvang nie om ’n beter opstanding te kan verkry. (U kan dit self nagaan ek praat nou maar net om hierdie gedagtes van my op band te kan kry).
Om ‘n beter opstanding te kan verkry. Toe sê ek wat is hierdie beter opstanding? Hoe is die een opstanding dan beter as die ander? As ek dan gered is, is ek mos gered. Dan sal ek mos opstaan. Toe sien ek wat hierdie beter opstanding is, om deel te hê daaraan.
Nou vir die “Opraping”, dieselfde gedagte!
Die van ons wat dan lewe ten tye van die wederkoms van die Here Jesus; maar as ons dan sou gesterf het en wat gekwalifiseer het vir daardie eerste opstanding, dit is hulle wat in ’n oogwink verander word, dit is hulle wat opgeraap sal word (saam met hierdie wat uit die grafte sal kom wat kwalifiseer daarvoor), om Christus tegemoet te gaan in die lug. Hulle word dan in ’n oogwink verander en hulle sterf dan nooit nie.
Wat ’n voorreg sal dit dan wees om te lewe tot by die wederkoms van die Here Jesus. En om so te lewe dat jy kwalifiseer vir daardie opraping. Vir daardie verandering in ’n oogwink se tyd, saam met die wat opgewek sal word om ’n duisend jaar saam met Christus te regeer, hulle vorm dan sy kabinet, sy parlement, die wat saam met Hom sal regeer. Die een gee Hy heerskappy oor tien stede, mooi so , getroue en goeie dienskneg. Jy kan vyf stede kry, en so aan.
Christus se Goewerneurs, eerste ministers, ek noem maar net ‘n terme wat ons kan verstaan. Hulle sal seker anders genoem word. So is daar baie ander Skrifte en dit begin nou vir ons die prentjie te voltooi.

## Iets oor die Skrywer

F.W.C. Neser is as wetenskaplike opgelei maar is ŉ toegewyde Christen vanaf sy kinderjare. Vir hom is die Bybel die Woord van God vanaf Génesis tot Openbaring.

Reeds vroeg in sy lewe was hy daarvan oortuig dat die mens self daarvoor verandwoordelik is dat daar oorloë, depressies, hongersnood, droogtes, siektes en ellende op aarde is.

Hy het gesien dat God sy volmaakte Wet aan sy volk Israel gegee het, en aan hulle gesê het dat as hulle daarvolgens sou lewe, daar nie een van hierdie rampe sou wees nie; en ook dat Israel as God se Demonstrasie Volk op aarde is. Dit was egter vir hom duidelik dat hierdie volk nie die Jood of die Kerk is of kan wees nie. Mettertyd het hy tot sy groot blydskap ontdek dat die Angel-Saksies, Keltiese en Germaanse nasies inderdaad die nakomelinge van die Huis van Israel is.

By die Wederkoms van Christus (op hande) sal hierdie nasies tot ŉ ware wedergeboorte kom, met die Heilige Gees vervul word en met Jesus die Christus as hul Heer en Koning hierdie wêreld teruglei na volkome harmonie met God.

Met die oog daarop dat die Bybelse boodskap aangaande Israel uitgedra moet word aan al die nakomelinge van die Huis van Israel, het F.W.C. Neser die onderstaande werke tot stand gebring sodat:

**ISRAEL KAN HOOR!**

**Pastor F.W.C. Neser het die volgende boeke geskryf:**

**Hierdie boeke is beskikbaar by: Ekklesia Kassetfonds Trust, Groblerstraat 1402, Mountain View, Pretoria, 0082**

| No | Titel |
|---|---|
| 1 | Die Afrikaner -- ‘n Unieke Volk |
| 2 | Ander Evangelie |
| 3 | Segregasie -- Wat sê die Skrif? |

| No | Titel |
|---|---|
| 4 | Die Bedienings Gawes van Jesus Christus |
| 5 | Die Bybel is Waar |
| 6 | Christendom en Kommunisme |
| 7 | Die Boek van Daniël |
| 8 | Daniël se 70ste Week |
| 9 | Die Derde dag Opstanding van Christus |
| 10 | Deur Lyding na Volmaaktheid |
| 11 | Die Brief van die Apostel Paulus aan die Efésiërs |
| 12 | Die Bybel Voorspel Atoomoorlog |
| 13 | Die Doop, in watter Naam (pamflet) |
| 14 | Die Duiwel |
| 15 | Engele – ‘n Volledige studie |
| 16 | Die Fondament van die Christelike Lewe |
| 17 | Die Gawes van die Heilige Gees |
| 18 | God se Groot Week |
| 19 | Goddelike Genesing |
| 20 | Die Profeet Hoséa |
| 21 | In die Oppersaal |
| 22 | Insig in die Verlede en die Hede bring Uitsig op die Toekoms |
| 23 | Israel in die Nuwe Testament |
| 24 | Die Israelwaarheid - TV Onderhoud |
| 25 | Die Boek van Jesaja |
| 26 | Jesus van Nasaret |
| 27 | Die Boek van Joël |
| 28 | Die Kerk van Rome en die Mens van Sonde |
| 29 | Krag van die dwaling |
| 30 | Die Kruis |
| 31 | Moses en sy “Kusitiese” Vrou |
| 32 | Mure van Jerusalem |
| 33 | Na die Dood – Wat Dan? |
| 34 | Die Name van God |
| 35 | Die Nuwe Hemel en die Nuwe Aarde – ‘n Volledige Studie |
| 36 | Die Boek van Openbaring |
| 37 | Die Openbaringe van die Apostel Paulus |

| No | Titel |
|---|---|
| 38 | Die Opraping – ‘n Volledige studie |
| 39 | Die Brief aan die Romeine |
| 40 | Rusland in Profesie |
| 41 | Die Sabbat |
| 42 | Die Slang van Génesis 3 |
| 43 | Sommige Aspekte van die Werk van die Heilige Gees |
| 44 | Tempel van God |
| 45 | Terwille van die Engele |
| 46 | Troos troos my Volk sê julle God |
| 47 | Die Twee Sade op Aarde. |
| 48 | Die Tyd van die Heiden |
| 49 | Verblinding van Sinne |
| 50 | Die Groot Verdrukking – ‘n Volledige studie |
| 51 | Die Verlore Tien Stamme van Israel Deel 1 |
| 52 | Die Verlore Tien Stamme van Israel |
| 53 | Versterk mekaar in ‘n tyd soos hierdie |
| 54 | Die Vrug van die Heilige Gees |
| 55 | Waar het Kain sy Vrou Gekry? |
| 56 | Waarom die Bybel die Eet van Varkvleis Verbied |
| 57 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande die Heilige Gees |
| 58 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande die Mens |
| 59 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande God |
| 60 | Die Wederkoms van Christus ‘n Volledige Studie |
| 61 | Wêreldgebeure |
| 62 | Die Wet van die HERE |
| 63 | Wie is my Naaste? |
| 64 | Wie was Hulle? |

**Nuwe Afrikanse boeke:**

| No | Title |
|---|---|
| 65 | Hoe sal ons ontvlug |
| 66 | Wat ek vrees kom oor my |
| 67 | Laat U wil geskied |
| 68 | Die Arsenale van God |

| No | Title |
|---|---|
| 69 | Die kinders van God |
| 70 | Noag die Opregte |
| 71 | Ken U Vyand |
| 72 | Die Groot Opdrag |
| 73 | Die Wonderlike Wêreld van Môre |
| 74 | Die Volk en Verootmoediging |
| 75 | Die Troon van Dawid |
| 76 | Die Huidige Wêreldstelsel |
| 77 | Galásiërs 3 |
| 78 | Uitlander en Vreemdeling / Griek of Jood |
| 79 | Pas Op Waak en Bid |
| 80 | Ellendige en Armoedige Volk |
| 81 | Die Betekenis van Ons Tyd |
| 82 | Wat is die Toekoms vir Suid Afrika? |
| 83 | Die Dag van die HERE |
| 84 | Na die Dag van die HERE |
| 85 | Die Nuwe Verbond en die Bruilof van die Lam |
| 86 | Jesus se Bybel |
| 87 | Gebed die Vergete Gehiem |
| 88 | Spore van God se Volk |
| 89 | Hoe om die wil van God te ken |
| 90 | Straf en Skuld |
| 91 | Deur die Kruis na die Kroon |
| | |
| | |

**English Books available**

| No | Title |
|---|---|
| 1 | After Death What Then? |
| 2 | Segregation – What saith the Scripture? |
| 3 | The Bible Predicts "Atomic War" |
| 4 | The Book of Joel |
| 5 | The Book of Revelation |

| No | Title |
|---|---|
| 6 | Christianity and Communism |
| 7 | Daniel’s 70th week |
| 8 | The Great Tribulation – A Complete Study |
| 9 | The Israel Truth  T.V. Interview |
| 10 | The Lost Ten Tribes of Israel Part 1 |
| 11 | The Lost Ten Tribes of Israel |
| 12 | The New Heavens and the New Earth – A Complete Study |
| 13 | The Origin, History and Destiny of the White Race |
| 14 | The Past the Present and the Future in the Light of Scripture |
| 15 | The Rapture – A Complete Study |
| 16 | Russia in Prophecy |
| 17 | The Serpent of Genesis 3 |
| 18 | Why the Bible Prohibits Pork |
| 19 | World Affairs |

**New English additions:**

| No | Title |
|---|---|
| 20 | Sons of God |
| 21 | The Two Seeds Upon Earth |
| 22 | The Bible is True |
| 23 | Noah the Man Without Blemish |
| 24 | Israel in the New Testament |
| 25 | Moses and his Cushite wife |
| 26 | Unpublished writings 1953 |
| 27 | The Wonderful World of Tomorrow |
| 28 | The Book of Isaiah |
| 29 | Who is Thy Neighbour? |
| 30 | The Book of Romans |
| 31 | The Afrikaner a Unique Nation |
| 32 | The Book of Hosea |
| 33 | The Law of the Lord |
| 34 | Flying Saucers |

| No | Title |
|---|---|
| 35 | The Book of Daniel |
| 36 | The Names of GOD |
| 37 | The Sabbath |
| 38 | Angels – A Complete Study |
| 39 | Second Coming of Christ – A Complete Study |
| 40 | Punishment and Guilt |
| 41 | The Apostle Paul's Letter to the Ephesians |

**Naslaan Biblioteek:**

Boeke oor verskillende onderwerpe is beskikbaar.

**CD's and DVD's**

Daar is 3000 CD's en 350 DVD's beskikbaar waarop Pastor F.W.C. Neser's se boodskappe vasgelê is.

**Website**

Besoek ons webtuiste : **www.israelmusthear.co.za** waar al die leringe, preke en boeke gratis afgelaai kan word.

**E-mail address**

ekklesiakassetfonds.neser@gmail.com

**Eksterne Hardeskywe – 1 terrabyte**

Ons sal al die preke, leringe, dvds en boeke vir u gratis aflaai op u eie hardeskryf.  U is net verantwoordelik om dit by die kantoor te kry en weer te kom kry as ons klaar is.

Donasies vir die diens is welkom.

## Die Opraping

Sal die Christen gelowiges deur die Here opgeraap en in die hemel ingeneem word voor die groot verdrukking op aarde kom, en dan as dit verby is, weer saam met hom terugkeer met sy wederkoms, of sal hulle deur die verdrukking gaan en daarna opgeraap word om Hom tegemoet te gaan in die lug terwyl Hy neerdaal om op die aarde te kom regeer?